SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 11 AUGUSTUS 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met ’n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

INTERNASIONALE LIGTORINGNAWEEK

TECHNO-X UITSTALLING

2002 BERGREN

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

INTERNASIONALE LIGTORINGNAWEEK

Verlede jaar was daar 354 amateurradiostasies wat vanaf ligtorings en ligskepe gewerk het in oor 46 lande.

Hierdie jaar is die tydperk wat die ligtoringnaweek plaasvind van 00:01 UTC op Saterdag 17 Augustus tot 23:59 UTC op Sondag 18 Augustus.

Die geleentheid is NIE ’n kompetisie nie, elke stasie besluit hoe hy sy stasie sal bedryf wat modusse en bande betref. Daar word nie van deelnemers verwag om die hele tyd bedrywig te wees nie, maar soveel as hulle kan.

Velddagopsette by die lig of ander gebou naby die lig word aanvaar.
Toestemming MOET egter van owerhede verkry word.

Die geleentheid word gebruik om maksimum blootstelling aan amateurradio te gee. Nooi die pers en as die omgewing dit toelaat, ook die publiek en beklemtoon die vanselfsprekende ooreenkomste tussen die internasionale aspekte van ligtorings, ligskepe en amateurradio.

Mens weet nooit, 'n toekomstige amateur kan dalk net in jou nette stap terwyl jy nuwe vriende maak vir jou stokperdjie.

Om ander stasies van hulp te wees, moet deelnemende stasies die agtervoegsels "LIG", "LIGTORING" of "LIGSKIP" na hulle roepseine gebruik.

Ligtorings word deur die Nasionale Haweowerhede in Suid Afrika beheer.
Die bestuurder van Ligtoringdienste is Mnr. James Collocott, wat in Kaapstad gestasioneer is. Hy kan op telefoon (021) 449 5172 gekontak word.

Laat ons asb. weet of u klub gaan deelneem. Om dit te doen, stuur asb. e-pos aan zs2cli@qwest.co.za.

Moet ook nie vergeet om u stasie te registreer by die amptelike Ligtoring/Ligskipnaweek webtuiste nie. Koppel met die SARL se webwerf by www.sarl.org.za en klik op die toepaslike skakel.

Tot op hede het die volgende ligtorings hulle geregistreer om op die lug te wees vanaf Suid Afrika:

Cape Columbine Paternoster ZS1TB; Dassen Eiland Dasseneiland ZS1AN; Robben Eiland Robbeneiland ZS1ESC; Danger Point Gansbaai ZS1OAR; Kaap Agulhas Kaap Agulhas ZS1BAK; Kaap t Blaze Mosselbaai ZS1SKR; Hood Point Oos Londen ZS2BRC; Port Shepstone Port Shepstone ZS5HAC; Cooper Durban ZS5D; Groenpunt Groenpunt ZS1CT.

VOLGENDE RAE

Die datum vir die volgende RAE is 17 Oktober. Die sluitingsdatum vir inskrywings is 10 September. Die inskrywingsvorms is beskikbaar op die SARL webwerf www.sarl.org.za of kan telefonies aangevra word vanaf die SARL-kantoor by 011-6752393. Die inskrywingsfooi vir die eksamen beloop R250-00. Hierdie bedrag sluit die kandidate wat slaag se lisensiefooi vir die huidige jaar en sertifikaatkoste aan OKOSA in.

RAE KURSUS DEUR SANDTON AMATEURRADIOKLUB

Die Sandton amateurradioklub sal weereens, soos in die verlede, 'n kursus aanbied vir studente wat graag die Oktobereksamen wil skryf.
Lesings word gehou in die Nasionale AmateurSentrum by Radiokop (Honeydew) elke Dinsdagaand. Registrasie het reeds plaasgevind op Dinsdag 6 Augustus om 19:00.

Vir verdere inligting, kontak Peter Hers ZS6PHD by 083 445 4634 of via e-pos by zs6phd@mweb.co.za

SARL HF-WEDSTRYDE

Dennis Green, ZS4BS, Die HF-bestuurder van die SARL, wens om sy dank aan alle deelnemers aan die SARL-foonkompetisie wat oor die naweek van 4 Augustus gehou is, uit te spreek.

Alle roepseingebiede behalwe ZS3 was op die lug en V51, 7P8 en ZD9 was ook gewerk. Reeksnommers in die omgewing van 120 is uitgeruil.

SARL BHF/UHF-WEDSTRYD

Die tweede been van die SARL se BHF/UHF-wedstryd sal oor die naweek van 21 en 22 September gehou word. Dit is net oor 'n maand in die toekoms. U word gemaan om vroegtydig gereed te maak vir hierdie geleentheid.

2002 BERGTYDREN

Oor die naweek van 17 en 18 Augustus sal lede van die Bloemfontein Amateur-RadioKlub kommunikasie verskaf vir die 2002 Bergtydren.
Hierdie geleentheid vind plaas in die Aliwal Noord, Lady Grey, Barkly Oos en Elliot distrikte. Die roete vir hierdie tydren, wat beskou word as die vinnigste en gevaarlikste, kruis vele van die gruis bergpasse in die Noord- Oos-Kaap.

TECHNO-X-UITSTALLING

Die Techno-X-uitstalling, aangebied deur Sasol Chemiese Industrieë, is 'n opvoedkundige inisiatief om belangstelling te kweek by die jeug in die velde van Wetenskap, Tegnologie en Ingenieurswese en hopelik hulle te inspireer om 'n beroep te volg in hierdie uiters belangrike velde.
Dit is ook oop vir die algemene publiek, waarvan die meeste geen of baie min kennis dra van wetenskap en tegnologie.

Die Sasolburg Radioklub in samewerking met die Vaaldriehoekklub gaan weer 'n geleentheidsstasie by vanjaar se Techno-X bedryf, vanaf die 14de tot die 21ste Augustus. Hierdie stasie sal namens die SARL bedryf word, en alle amateurs en belangstellendes word uitgenooi om te kom deel in die verrigtinge. Al die verskillende modusse van amateurradio sal ten toon gestel word en demonstrasies en verduidelikings sal aan die besoekers gebied word.

KLUBNUUS

Die Pretoria AmateurRadioKlub het hulle AJV op Donderdag 8 Augustus gehou na 'n baie suksesvolle jaar.

Die bestuur is as volg gekies:

Voorsitter: ZS6KR, Hans; Lede: ZS6DX, Rudi; ZS6KO Bill ZS6AZG, Egbert; ZR6KVR, Katti; ZR6RY, Almero; ZR6HVG, Hans; ZR6PWT, Peter; ZR6JHB, Johan; ZR6DDB, Doreen.

Portefeuljes sal op 15 Augustus toegeken word.

By die AJV van die Coalfields Radioklub wat uit Witbank bedrywig is, is die volgende lede tot die komitee verkies:

Clive Bean ZS6AVP President; Peter Baker ZS6AEU Vise president en tesourier; Paul Venter ZR6ATQ Tegnies; Bessie Venter ZR6BTQ Sekretaresse; John Jack ZS6JBJ Komiteelid.

Ons wens die nuwe komitees en klubs alle voorspoed vir die nuwe jaar en bedank die uittredende komitees vir hulle werk gedurende die afgelope jaar.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Martin, ZS6ABU, en gelees deur ………….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,625 MHz in die Ooslonden-, 145,650 in die Durban- en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan diegene wat wat items vir hierdie bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.